E51

# 1980 – 1990




# Nederduitsch Hervormde Gemeente Ermelo-Suid

# Nederduitsch Hervormde Gemeente Ermelo-Suid

## 1980 – 1990

## 10-Jaar Feesalbum





Hierdie Feesalbum word deur die Kerkraad
uit erkentlikheid opgedra aan
Ds. Francois Jacobus Boshoff
huidige Leraar van die Gemeente
Ermelo-Suid

# OORSIG VAN DIE EERSTE TIEN BESTAANSJARE VAN DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE ERMELO-SUID

## ONTWIKKELING EN UITBREIDING

Saam met die tyd wat nie stilstaan nie, het die Nederduitsch Hervormde Gemeente Ermelo ook nie stilgestaan nie.

Daar was vir die Hoëveldse dorp Ermelo ontwikkeling in die steenkoolbedryf, voorspoed in die landbou en bloei op sakegebied. Hiermee saam het die dorp en sy inwonertal uitgebrei en gegroei. Hierdie groei het die Hervormde Gemeente Ermelo in so 'n mate geraak, dat daar vroeg in 1978 op 'n kerkraadsvergadering besluit is om die moontlikheid van 'n tweede predikantstandplaas te ondersoek. Die tyd het ook ryp gelyk om Ermelo-gemeente, wat deur ds. J.H.D. Smit bearbei is, van nóg 'n predikant te voorsien.

Op 'n kerkraadsvergadering op 5 Februarie 1978, word 'n kommissie aangestel om hierdie moontlikheid te ondersoek. Op hierdie kommissie het gedien : ds. J.H.D. Smit en ouderlinge Buks Fourie, Boet Fourie, Francois van Rensburg, Hendrik Uys, Willie van Rensburg en Jan du Preez.

Op 'n volgende kerkraadsvergadering gehou op 22 Februarie 1978, rapporteer ds. Smit dat die kommissie se ondersoek aan die lig gebring het dat die sieletal van 1500 in die gemeente, met ongeveer 50 per jaar behoort toe te neem gemeet aan die dorp se inwonergroeitempo. Ds. Smit meld voorts dat 'n bykomende standplaas die gemeente nagenoeg R13 000,00 per jaar sal kos.

Afstigting word nie oorweeg nie, maar 'n hulppredikant en werksgebied-afbakening word as die oplossing gesien. Hieruit vloei voort 'n opdrag wat die kerkraad uit 'n eersvolgende gemeentevergadering kry om voort te gaan om 'n tweede predikant te beroep.

Vanaf die verafgeleë Umtali-gemeente in die destydse Rhodesië, aanvaar ds. Francois Jacobus Boshoff die beroep.

Gedurende Augustus van 1978 neem ds. Boshoff, sy eggenote Theodora Stefanie en hul babaseun Hercules Jacobus van sowat 6 maande, hul intrek in die nuutgeboude pastorie geleë te Theronstraat 54, Debruinpark, Ermelo.

Volgens 'n kerkraadsbesluit bearbei ds. J.H.D. Smit en ds. F.J. Boshoff die gemeente met 'n werksgrens wat die Bethalpad volg tot by die Petdam, daarvandaan suidwaarts met Wesstraat tot by Voortrekkerlaan, vandaar tot by De Emigrati-weg en verderaan tot by die Broodsnyersplaas-spoorlyn, deur tot by die Piet Retiefpad en daarvandaan tot by die Amsterdam-Gemeentegrens.

## 'N TWEEDE HERVORMDE GEMEENTE KOM TOT STAND IN ERMELO

Op 'n kerkraadsvergadering op 24 Oktober 1979 word voorgestel dat daar afgestig word om sodoende 'n eie gemeente vir die uitbreiding Debruinpark aan die suidwestelike deel van die dorp te skep. Hierdie historieswaardevolle voorstel is geïnisieer deur die twee neefs Len en Dries van Rensburg.

'n Kommissie word benoem om afstigting te ondersoek. Die kommissie het bestaan uit die volgende lede : ds. J.H.D. Smit, ds. F.J. Boshoff en ouderlinge W.A.J. van Rensburg, L.G.J. van Rensburg, J.E. van der Westhuizen, A.H. Klopper en diakens J. Myburgh en A.F. Fourie.

Na afhandeling van die sensusopname vroeg in 1980, lewer die kommissie verslag aan die kerkraadsvergadering gehou op 19 Maart 1980. Afstigting word in beginsel aanvaar en word deur die kommissie se syferfeite gesteun.

Die sensusopname het die volgende getalle-klassifikasie opgelewer:-

| ERMELO DORP | | | |
|---|---|---|---|
| Belydende Lidmate | Gedoop | Totaal | Besoekpunte |
| 504 | 276 | 780 | 245 |
| **DEBRUINPARK** | | | |
| Belydende Lidmate | Gedoop | Totaal | Besoekpunte |
| 350 | 227 | 577 | 172 |
| **CAMDEN** | | | |
| Belydende Lidmate | Gedoop | Totaal | Besoekpunte |
| 104 | 84 | 188 | 48 |
| **TOTALE** | | | |
| Belydende Lidmate | Gedoop | Totaal | Besoekpunte |
| 958 | 587 | 1545 | 465 |

Daar is besluit dat Camden deel sal uitmaak van die nuwe gemeente en dat die nuwe uitbreiding Nederlandpark, deel van die bestaande gemeente sal wees.

Die vergadering bereik eenstemmigheid dat die onbeboude kerkstandplaas in Debruinpark asook die pastorie wat deur ds. Boshoff bewoon word, die eiendom word van die nuwe gemeente. Dit word bepaal dat die gemeente se plaas, die Cloetestraat-pastorie en die kerkkompleks in De Jagerstraat, die eiendom bly van die Ermelo-gemeente.

Afstigting word 'n geskrewe werklikheid toe daar tydens 'n gemeentevergadering genotuleer word dat die afstigtingsdatum bepaal is vir 28 September 1980 (DV).

Om halfsewe op die wintersaand van 20 Augustus 1980, open ds. J.H.D. Smit vir die laaste keer 'n kerkraadsvergadering waar Hervormde kerkraadslede van die hele Ermelo teenwoordig is. Afstigting sou meebring dat die volgende vergaderings afsonderlik plaasvind.

Twee gemeentes se paaie loop uitmekaar maar die voorneme is alom en wedersyds om die bande van samewerking, ondersteuning en lojaliteit tussen die twee gemeentes te versorg en gebind te hou.

## IN DIE NUWE GEMEENTE BEGIN DIE WIELE ROL

Die nuutgestigte gemeente hou sy geskiedkundige éérste kerkraadsvergadering in die kerkgebou van Ermelo gemeente. Ds. J.H.D. Smit geniet die voorreg om dié vergadering te open. Daar word genotuleer dat ds. F.J. Boshoff eenparig deur die nuwe gemeente se kerkraad beroep word. Ouderling Joggie Botma stel voor dat die nuwe gemeente vanweë sy geografiese ligging NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE ERMELO-SUID moet heet. Dié voorstel geniet algemene byval.

Ermelo-Suidgemeente se wiele kom aan die rol. Op 5 Oktober 1980 word ds. F.J. Boshoff deur ds. J.H.D. Smit as leraar van die nuwe gemeente bevestig. Ermelo-gemeente skenk aan die nuwe gemeente 'n volledige stel administratiewe boeke. Kerkraadslede wat binne die grense van die nuwe gemeente woon, gaan in die Suid-gemeente voort met hul ampte. Ermelo-Suidgemeente se eerste kerkraad het soos volg daaruitgesien:-

## OUDERLINGE

F.J. Grobler
F.P. Rossouw
L.F.J. Myburgh
G.G. Meyer
A.H. Wessels
H.J. Smit
A.J.L. van Zÿl
P.I.J. Kruger
D.J. Erasmus
J.A. Smit
J.H. Steenkamp
I.D. van der Merwe
S.M. Venter
M.S. Bam
J.A. Pretorius
J.J. Botma
C.B. Williams
S.J.C. Grobbelaar
H.G. Koch
N. le Roux
P.J. Cordier
J.H. Cloete
L.G.J. van Rensburg
B. Hurter
J.J. van Staden

## DIAKENS

J.H. Venter
H. Boers
G.W.A. Visscher
W.H. Schroeder
J.C. Otto
A.B.T. Niemand
A.J. van Rensburg
P.J. van Niewenhuyzen
J.A. Liebenberg
J.W. Bezuidenhout
J.M. Breytenbach
A.F. Fourie
J.H. Steyn
D.W.J. Joubert
F.L.J. Brits
B.J. Visser
G. Brown
P. Fourie
P. van Coller
L.P. Steenkamp
H.J. Korff
H. de Roubaix
G.J.J. van Rensburg
G. Smith

Die kerkraad maak benoemings vir ander noodsaaklike ampte in die gemeente. Ouderling Frank Rossouw word verkies as die eerste Skriba van Ermelo-Suidgemeente. Tien jaar later is hierdie toegewyde Skriba steeds besig om in hierdie belangrike amp met getrouheid te dien. Die eerste Kassier word aangewys in die persoon van diaken Dries van Rensburg. Die eerste syfers word in sý handskrif in die splinternuwe kasboek gemaak. Wilrich Schröder word die Voorsitter van die Diakonie en Steve Venter word die taak van Registrasie Skriba opgelê. Vir Ermelo-Suidgemeente se eerste Finansiële Kommissie is die volgende persone verkies : ouderlinge Frank Rossouw, S.J.C. Grobbelaar, Henry Wessels en diakens Andries van Rensburg, Wilrich Schröder, Anton Fourie, L.F.J. Myburgh en George Meyer. Die Kommissie word bygestaan deur ds. F.J. Boshoff. Mev. Alta Kruger word benoem as administratiewe beampte.

Mnr. Sas Lötter, destydse hoof van die Laerskool J.J. van der Merwe, word in Oktober 1980 genader om die gebruik van die skoolsaal vir eredienste. Vanaf Januarie 1980 tot en met die ingebruikneming van die nuwe kerkgebou in November 1982, word die skoolsaal goedgunstiglik beskikbaar gestel. Sondagoggende tydens die erediens, word die skoolhoof se klein kateder op die verhoog ingespan vir 'n preekstoel. Die kleedkamer agter die verhoog dien as konsistorie. Sanet van Rooyen, 'n jong dogter uit die gemeente, neem die begeleiding waar op die skool se klavier.

Op 21 Januarie 1981 vergader die kategese-kommissie en kerkraad in die laerskool se personeelkamer om die jong gemeente se eerste groep finalejaar katkisante te ondervra met die oog op openbare geloofsbelydenis. Die kategese-kommissie het bestaan uit die volgende lede : ds. F.J. Boshoff en ouderlinge I.D. van der Merwe en Nic le Roux. Die groep jongmense kwyt hulle goed van hul taak en word die eerste katkisante wat lidmate word van die gemeente. Die groep was soos volg:

| NAAM | GEBOORTEDATUM |
|---|---|
| Hendrik Bester | 27.08.1963 |
| Hendrik Jacobus Bezuidenhout | 25.01.1964 |
| Catharie-Ann Boshoff | 02.02.1964 |
| Martha Clasina de Beer | 25.07.1964 |
| Anna Gertruida Dorothea Erasmus | 04.07.1964 |
| Johanna Magdalena Guthrie | 29.01.1965 |
| Anton Meyer | 20.08.1964 |
| Theodorus Ernst Moolman | 24.07.1964 |
| Petro Veronica Otto | 05.05.1964 |
| Sarette Pieterse | 04.06.1964 |
| Theresa Mabel Roux | 26.05.1964 |
| Pieter Barend Swart | 24.07.1964 |
| Sanette van Rooyen | 01.10.1964 |
| Marius George Wolmarans | 20.07.1964 |

## 'N KERKGEBOU VERRYS VIR DIE GEMEENTE ERMELO-SUID

Die jong, nuwe gemeente se groot ideaal was om die trots en die gerief van 'n eie kerkgebou te hê. Die gedagte om so gou moontlik gestalte te gee aan dié ideaal is met oorgenoeg entoesiasme ondersteun. Met groot waardering en nederige dankbaarheid kan daar na afhandeling en verwesenliking van hierdie ideaal in die annale van die gemeente geboekstaaf word dat elke reëling met eenstemmigheid en volle tevredenheid van elke persoon of instansie betrokke, deurgevoer kon word. Twis, tweedrag en haarklowery was nooit deel van enige vergadering of reëling in verband met die bouprojek nie.

Op die perseel waar die kerkgebou opgerig moes word, was nog van die Transvaalse Paaiedepartement se asbeshuise en is onderhandelings begin vir die verwydering van dié geboue.

'n Bou-kommissie is op die been gebring en het bestaan uit : ds. F.J. Boshoff, Dawid van der Merwe, Nic Joubert, Henry Wessels en Frank Rossouw. 'n Argitek in die persoon van mnr. Hennie Taljaard van die firma Taljaard, Carter en Vennote van Randburg, is aangestel om konsepplanne voor te lê. Na aanvaarding van die finale planne is tenders gevra vir die oprigting van die kerkgebou. Die gemeente was bevoorreg om in eie geledere lidmate te hê wat in die sakewêreld bekend gestaan het as Kronendal Bouers. Hierdie boumaatskappy is bedryf deur mnr. Hendrik Uys in medewerking met sy seuns Peet, Hennie en Adri. Die tender vir die bouery is toegeken aan die Uyse van Kronendal Bouers. Nadat vele wysigings aangebring is om die koste in te kort, is die finale boukoste beraam op vier honderd en tien duisend rand. Om die koste te krimp is die konsistorie byvoorbeeld verklein, die vloerkonstruksie is vereenvoudig en

kategese-klasse en 'n bedienlokaal is weggelaat.

Die bouery het fluks en voorspoedig gevorder. Voordat die dak voltooi is, met eintlik net die mure wat werklik skuiling kon bied, is die eerste erediens in die halfklaar kerk gehou waartydens die hoeksteen ook onthul is. Hierdie eerste diens in die kerkgebou is gelei deur ds. F.J. Boshoff. Daar was nog nie banke geïnstalleer nie en plastiese stoele is by die plaaslike Voortrekkerkommando geleen. Mnr. Sas Lötter het die skool se klavier weer beskikbaar gestel. In die nadraai-koue van 'n tipiese Ermelose winter, slaap Danie en Emmie Erasmus se twee opgeskote seuns Danie en Christo die vorige aand bibberend in die kerk om te waak oor die geleende klavier en stoele asook die ander voorbereidsels vir die volgende dag.

Die volgende oggend, Sondag 15 Augustus 1982, pak 'n opgewonde gemeente en talle besoekers die halfklaar kerk vol vir die erediens. Repe sonlig val deur die balke terwyl groot en klein aandagtig luister na ds. Boshoff. Ook aan die argitek en die skoolhoof, mnr. Sas Lötter, word geleentheid gebied om 'n paar gedagtes uit te spreek.

Die name van dienende kerkraadslede is op 'n papierrol geskryf en deur Nic Joubert en Dries van Rensburg in 'n spesiale opening agter die hoeksteen geplaas. Met 'n miniatuur troffeltjie wat deur die argitek geskenk is, messel ds. Boshoff die naamrol van sy kerkraad toe. Ds. Boshoff onthul die hoeksteen waarop die woorde uit Psalm 23 vers 6 gegraveer is : "Ek sal tuis wees in die huis van die Here tot in lengte van dae." Die steen is goedgunstiglik geskenk deur Saffas Begrafnisondernemers.

Uitnodigings word gerig en reëlings getref om die gebou op 27 November 1982 op feestelike wyse in gebruik te neem. Prof. Adriaan Pont word genooi om by die geleentheid as gas-prediker op te tree.

Op dié heuglike dag van 27 November 1982 daag predikante van omliggende gemeentes en susterskerke, oud-gemeentelede, klein en groot van die gemeente self en vriende in groot getalle op vir die geskiedkundige ingebruikneming van die liggeel siersteen kerk met sy interessante hoeke, hoë suile en amberkleurige ruite.

Agter in die kerk, in die middel van die suidemuur, pryk 'n orrel van vier en vyftig duisend rand, wat 'n geskenk is van die gemeente se N.H.S.V. Die orrel is ontwerp deur die bekende Willem Mathlener en gebou deur Suid-Afrikaanse Orrelbouers. Die meganiese orrel beskik oor 14 registers. Weerskante van die orrel, agter eenrigting glas, is twee gerieflik ingerigte moederskamers.

Stewige, soliede banke van iroco-hout verskaf sitplek aan sowat 400 mense. Bokant die preekstoel is daar 'n houtkruis aangebring, ook gemaak van iroco-hout, wat treffend vertoon met die houtpaneelwerk weerskante van die preekstoel. Die kruis en kateder voor die preekstoel is deur 'n gemeentelid, mnr. Sam Martin gemaak onderwyl hy in diens was van mnr. Dup du Plessis, 'n bekende Ermelose skrynwerker. Op die tafel voor die preekstoel staan 'n sandkleurige bak en kruik wat die handewerk is van ouderling Nic le Roux se vrou, Erica. Erica het ook gesorg vir die tuisgeweefde tafellap en die omkeerbare preekstoelbeffie met 'n kruismotief daarop in 'n donkerder sandkleur. Intussen het die gemeente nog kansellappe ontvang van gemeentelede. Tina Swart het een gemaak vir paasnaweek en Alta Kruger het gesorg vir nagmaal, doop, pinkster en kersfees.

'n Groot skare vergader voor die hoofingang van die kerkgebou terwyl 'n vriendelike somerson sy deel bydra om van 27 November 1982 'n mooi dag te maak. Mev. Theodora Boshoff neem die hoofdeur se sleutel in ontvangs van die argitek, mnr. Hennie Taljaard.

Die eerste predikantsvrou van die Hervormde Gemeente Ermelo-Suid sluit met 'n glimlag die swaar deure van die nuwe kerkgebou oop. Die aanwesiges stroom na binne en weldra word die kerkgebou gevul met orrel-note en die klank van stemme wat in ootmoed en dankbaarheid tot lof van ons Hemelvader sing : "Sing vrolik, hef die stem na bowe, regverdiges verhef die Heer . . ."

Tydens die ingebruiknemingsplegtigheid oorhandig ds. Olaf Scheuer van die N.G. Gemeente Debruinpark 'n Bybel as geskenk aan die gemeente. Ds. Boshoff neem ook 'n Nuwe Testament en Psalms in ontvangs van ds. Hennie Botes namens die Hervormde Gemeente Bethal.

Ds. J.D.H. Smit en sy eggenote maak deel uit van die aanwesiges wat kom deel in die vreugde van die gemeente Ermelo-Suid. By die deure klingel die eerste deurkollekte in splinternuwe kollektesakke wat 'n geskenk is van Anthon en Wena van Zÿl.

*Onthulling van die Hoeksteen.*

*Die bou-aannemer mnr. Hendrik Uys en sy twee seuns, Hennie en Adri, onthul die Bouersgedenksteen. In die agtergrond staan oom Piet Ferreira, Barry Niemand, Willie en Petro Bezuidenhout en Johann du Toit.*

*Mev. T.S. Boshoff neem die oopsluit van die deure waar, terwyl die skriba, ouderling Frank Rossouw en ds. F.J. Boshoff toekyk.*

*'n Gedeelte van die skare by die ingebruikneming van die nuwe kerkgebou. Op die voorgrond is Wena van Zÿl, Griet Uys, Lynette Botha, Bokkie Botha, Piet Botha en Piet Uys.*

## MOUE WORD OPGEROL . . .

'n Paar maande later is daar buite die kerkgebou weinig tekens oor van 'n rou, onbewerkte terrein. Onder die leiding en geesdrif van ouderling Mafut Bam word gras aangeplant. Hy onderneem dié allemintige taak met behulp van 'n span werkers wat hy van sy plaas af aanry. Saterdag 29 September 1984 word bepaal waarop man en muis van die gemeente inspring en bome en struike op die kerkterrein plant. Mevroue Heila Brink en Fransie de Jager doen die uitleg en Kruger Kwekery van Bethal verskaf die plante.

Om die uitvoering van al die geleentheidsreëlings en instandhoudingverpligtinge in en om die nuwe kerkgebou ten beste te laat vlot, word ouderling Hendrik Smit aangestel as die eerste koster. 'n Navolgingswaardige voorbeeld van samewerking en ondersteuning spruit met die jare hieruit voort deurdat ouderling Hendrik se vrou, Fern, hom in elke kosterplig met toewyding bystaan. In nood neem sy die taak van koster sommer op haar eie skouers.

Mnr. Nic van Schalkwyk kry opdrag om 'n teerblad rondom die kerkgebou aan te bring, wat die netheid van die terrein opmerklik verhoog.

Omdat die gemeente geseënd is met lidmate wat oor vele talente beskik, kry Anthon van Zÿl die opdrag om al die ysterhekke op die terrein te maak.

Voor die viering van die eerste Nagmaal in die nuwe kerkgebou, skenk Dries en Dolla van Rensburg 'n silwer nagmaalservies aan die gemeente. Met groot meet en pas word die tafels gedek met geleende tafeldoeke. Mev. Appolonia de Wet voorsien in hierdie leemte. Sy maak en skenk 'n volledige stel nagmaaltafeldoeke, wat keurig vertoon saam met die silwer nagmaalservies. Toe die eerste Nuwe Vertaling Kanselbybels beskikbaar raak, bied ten minste vier gesinne aan om een vir die gemeente te koop. Op lange laas was dit die voorreg van oom Piet Ferreira en sy eggenote om hierdie baie besondere skenking te maak.

Die gemeente gebruik 'n skenking van R150,00 van die argitekfirma om die nodige materiaal te bekom vir 'n kanselstoel. Die eer val 'n gemeentelid, Piet van Rooyen, te beurt om hierdie stoel vir die kansel te maak. Teen die hoë leuning bring mev. Lettie van Rensburg kunstige houtsnywerk aan wat van die stoel 'n besondere meubelstuk maak.

Vir baie lank kom die gemeente oor die weg met die Voortrekkerkommando se plastiese stoele rondom die nagmaaltafel asook in die konsistorie. Ds. Boshoff bedink 'n plan. Met die hulp van diaken Spook van Rensburg word 'n vyftigtal houtstoele aangekoop, en om die stoelrekening te kan betaal, word elke kerkraadslid (predikant inkluis) gevra om elkeen een stoel te "koop." Hierdie stoel word dan lewenslank aan die gemeente geleen. die "lener" het verder die voorreg om 'n koperplaatjie waarop sy naam gegraveer is, aan sy stoel se rugkant vas te slaan.

So is daar baie verskillende planne beraam en uitgevoer om noodsaaklikhede te bekom en veral om aan die bouskuld af te betaal. 'n Persoon wat veral gedurende die gemeente se eerste paar bestaansjare in die hart van die boubeplanning en fondsinsameling 'n groot krag was, was Louis Coetzee. Met baie ondernemingsgees het Louis Coetzee menige fondsinsamelingsprojek met groot seën en sukses deurgevoer.

Seën en sukses was altyd deel waar die gemeente saamgespan het om fondse te in om die bouskuld te betaal. Met 'n aanvanklike skuldlas by die Raad van Finansies van om en by R410 000,00 pak die gemeente eers Basaar 20 000 en 'n jaar of wat daarna Basaar 30 000 aan. Telkens was dit moontlik om die basaar se beskrywende naam per deposito in die gemeente se bankrekening te stort. 'n Meehelper om elke keer die basaarmikpunt te bereik, was die verskeie osraai-kompetisies waarin veral oom Piet Ferreira 'n vrygewige hand gehad het. Met nederige dankbaarheid verneem die gemeente jaarliks uit die ouditeurstate dat finansiële verpligtinge nagekom kon word en dat die inkomste, ook vergelykenderwys, bevredigend is. Tien jaar later het die Raad van Finansies se bekende blou rekeningstaat 'n saldo op skuld van slegs R150 000,00 aangetoon. Milde bydrae van Ermelo-gemeente verdien in hierdie verband dankbare vermelding.

## DIE GEMEENTE ERMELO-SUID VIER SY TIENDE VERJAARSDAG

In 1990 vier die gemeente Ermelo-Suid sy eerste dekade van bestaan. In dié tiental jare het die gemeente 'n goeie porsie aan lief en leed beleef.

Daar was minder vreugdevolle momente toe gewaardeerde steunpilare in die gemeente gegroet moes word omdat hulle verhuis het. Ekonomiese toestande het verhuising veral in die geledere van kragstasie- en mynamptenare veroorsaak.

Daar was egter baie positiewe gebeure wat vergoed het. Onder andere het die pastoriegesin sedert hul aankoms in 1978 vergroot deurdat 'n pragtige blonde dogtertjie, Corneli, gebore is op 20 Februarie 1980 en op 17

September 1981 maak nóg 'n donkerkopseun met die naam Theodor sy opwagting. In 1981 verwerf ds. Boshoff sy MA-graad. Die titel van sy verhandeling was : "Die innerlike samehang tussen oortreding en straf by die klein profete."

Nadat die eerste paar, by name Martin Cory en Nerina Zwiegers ('n dogter uit die gemeente) op 18 Desember 1982 in die nuwe kerkgebou in die huwelik bevestig is, het nog ongeveer 80 pare in die daaropvolgende jare tot en met 1990 voor die kansel trou beloof. Oor die 10 jaar van gemeentewees, was daar 159 dopelinge.

Die gemeente het betreklik min lidmate deur afsterwe verloor. Gedurende die eerste 10 jaar is daar wat die kerkraad betref 3 verliese gely met die afsterwe van diaken Nic van den Heever, ouderling Mafut Bam en ouderling Willie Bester.

Van die totale groep kerkraadslede wat ná afstigting die leisels gehou het, dien 13 nog stééds na 10 jaar op die kerkraad. Hierdie span bittereinders bestaan uit : Ouderlinge Frank Rossouw, Danie Erasmus, Japie Pretorius, Hendrik Smit, Bokkie Joubert, Neels Williams, Joggie Botma, Hein van Niewenhuyzen, Dries van Rensburg, Vissie Visser (BJ) en diakens Peet Fourie, Boetie Korff en Spook van Rensburg. Die koster en skriba is ook sedert verkiesing ononderbroke op hul pos.

Ondanks 14 beroepe kon die gemeente daarin slaag om dit vir ds. Boshoff en sy gesin aangenaam genoeg te maak om in die gemeente voort te gaan, en was dit telkens 'n ánder gemeente wat met beroepsbriewe gemoeid was.

Vir die afgelope 4 jaar geniet die gemeente die goeie orrelspel en begeleiding van mev. Rachie Woithe. Hierdie knap orreliste verrig haar onontbeerlike taak onder druk omstandighede steeds met gewilligheid en vriendelikheid.

Sondag na Sondag weerklink daar uit die kerkgebou op die hoek van Dr. Malan en Brummerstrate mensestemme wat aan die Gewer van al die goeie met hul sang dank bring. As daar oor die afgelope 10 jaar heengekyk word, kan die gemeente Ermelo-Suid nie anders nie as om in ootmoed dankie te sê vir baie onverdiende seën en genade.



## 1990 KERKRAAD

Agter van links na regs: *Dries van Rensburg, Barry Niemand, Wollie Winckler, Lood Broodryk, Dawie Grobler, Natie van Rooyen, Herman Kruger, Alex Visscher, André van Rooyen, Hein van Niewenhuyzen, Louwtjie Geldenhuys, Peet Fourie, Japie Smit, Koos van Schalkwyk, Tobie Swanepoel, Hendrik Mentz en Arnold Meiring.*
Tweede ry van links na regs: *Anton Swanepoel, Japie Pretorius, Hendrik Smit, Joggie Botma, Neels Williams, ds. F.J. Boshoff, Piet Botha, Danie Erasmus, Frank Rossouw en Bokkie Joubert.*
Voor van links na regs: *Soon van Rensburg, Freddie Marx, Vissie Visser, Butch de Villiers, Boetie Korff, Spook van Rensburg, Dolf Boshoff, Lourens Swanepoel en Shortie Spang.*
Afwesig — Ouderlinge: *J.J. Botha, H. Boers, D.T. Fourie, N.J.J. van Rensburg en A. Cilliers.*
Afwesig — Diakens: *D.G.B. van der Walt, J.J.N. Visagie, J.C.C. Stapelberg en B. Klein.*



*1990 Kategeseklasse.*



*Ingeskrewe Lede van die N.H.S.V. 1990.*



*Die Koster, ouderling Hendrik Smit en sy eggenote, Fern.*



*Skriba : Ouderling Frank Rossouw.*
*Administratiewe Beampte : Mev. Alta Kruger*



## KERKRAADSLEDE MET 10 JAAR ONONDERBROKE DIENS

Agter van links na regs: *Vissie Visser, Neels Williams, Dries van Rensburg, Hein van Niewenhuyzen, Peet Fourie, Boetie Korff, Spook van Rensburg en Bokkie Joubert.*
Voor van links na regs: *Hendrik Smit, Joggie Botma, ds. Francois J. Boshoff, Japie Pretorius, Danie Erasmus en Frank Rossouw.*



**DIE PASTORIEGESIN**

*Dominee en mevrou F.J. Boshoff met hul spruite Corneli, Cules en Theodor.*

# 'n Woord van dank aan:

1. Saambou Nasionale Bouvereniging, verteenwoordig deur ouderling Dolf Boshoff, vir die skenking van 'n groot gedeelte van die koste om hierdie Feesalbum daar te stel.

2. Sanlam verteenwoordig deur ouderling Gompie Botha vir 'n ruim donasie.

3. Johan Myburgh vir die neem van al die foto's in hierdie album.

4. Elke koper van 'n eksemplaar van ons Feesalbum om daardeur die gemeente se boufonds te styf.